# O grote Christus, eew'ge Lig

558

O gro - te Chris- tus, eew' - ge Lig,
niks is be - dek vir u ge - sig;
u lig be - straal ons waar ons gaan -
al skyn geen son, al lig geen maan.

2

Toon ons u goedheid en u mag
deur u beskerming in die nag;
wees U ons skild
teen leed en ramp,
beskerm ons brose lewenslamp.

3

Gee ons gemoedsrus vir die nag,
soos mense wat u koms verwag;
laat ons in die vertroue leef
dat U ons al ons skuld vergeef.

558

4

O Vader, laat u liefde ons lei;
o Seun, staan ons genadig by;
o Gees, wil ons in waarheid leer;
drie-enig' God, ons sing U eer!



1 2 3 4

X Lied :